“Pieter, nav mijn vragen op WhatsApp.

Mense soek praktiese antwoord. Filosferen is oke maar dan moet daar concreet meetbare resultate wees anders bly ons droom.

Ons as initatiefnemers moet die volgenlinen 3 stappe voor wees.”

Antwoord: Jy is korrek en dit is waarom daar so baie groepe in SA is. Die mooiste idees, maar het geen praktiese plan of roete op die tafel nie. Die meeste wil eers ‘n kastige Mandaat van die mense he. Dit sal nooit so werk nie. En dan baklei hulle onder mekaar.

Ons het alreeds soveel tyd gemors en kan nie nog meer bekostig nie. Dit maak egter nie saak hoe goed ‘n plan en uitvoerbaarheid is nie, dit is afhanklik van twee komponente nl mense wat vryheid wil he en bereid is om daarvoor te werk en dan befondsing.

Soos jy en ander al vele male vir my in die verlede gese het, die buiteland sal slegs oorweeg om te help met befondsing indien ons bewys ons is ernstig.  En dit is wat ek doen, om die grondslag te le dat ons ernstig opgeneem sal word.

“Mijn vragen:
1. Hoe kry jy <=2025 gebied beset, bezit, oorheers fysiek en ekonomies sonder rassisties te wees?”

Antwoord:

Omrede die Noord Kaap so yl bewoon is, is dit prakties. Verder voorsien Noord Kaap slegs .1% van Sa se BBP. Dus, ons neem niks finansieele welvaart weg van SA nie, nog minder van die inwoners van Noord Kaap.

Daar is 4 komponente wat moet bestaan om ‘n gebied te bewoon. A) Water b) Elektrisiteit c) Werk en d) behuising.

Om dit te kan bereik moet daar eers met ‘n Nywerheids gebied begin word. Waar? Noord Kaap, maar die presiese plek moet nog bepaal word en dit neem fondse. Daar moet dus fyn beplan word. Mense met daardie kennis en ondervinding moet betrek word.

2. “Hoe kry jy <=2025 'n voldoende critical mass aan volksgenote in die gebied / stad / dorp?”

Antwoord: In hierdie Nywerheids gebied moet vervaardiging, Ingeneuring, fabrieke en baie ander rigtings ontwikkel word. Dit is waar ek nou is. Daar moet met besighede en nyweraars gepraat word om Memorandums van Verstandhouding te onderhandel en geteken word. Sodra daar mense is wat kan trek daarheen, moet die werk situasie in plek wees. Maw, daar is dadelik vaste werk teen ordentlike inkomste. Geen goedkoop, slawe arbeid nie.

Daar is soveel hoog gekwalifiseerde mense wat werkloos geraak het deur al die AA en BBB ens. En dit raak erger. Dit is hierdie mense wat die kern sal vorm van eerste plasings in die NK.

Soos dit uitbrei, en dit moet vinnig geskied, sal daar behoetes ontstaan vir ander besighede en bedrywe in privaat ontwikkeling. So groei ons getalle en soos mense in SA sien dat dinge gebeur en dat dit ekonomies vir hulle beter finansieele vooruitsigte bied, dan verhuis hulle. So ontstaan besighede langs die Nywerheids gebied.

So word ‘n tweede Nywerheids gebied ontwikkel. Boerdery begin en grootskaalse ontwikkelings moontlikhede word geskep.

So groei ons tot ons getalle voldoen aan die Montevideo Konfensie sowel as Eknomiese volhoubaarheid en is ons goed op pad na Self Beskikking.

3. “Hoe kry jy mensen wat in Zoeloeland woon, om hul koophuis/plaas op te gee en verhuis na Kaapland2025?”

Jy kry niemand om te verhuis. Daar word dus die omgewing geskep waar dit vir hulle voordelig sal wees om te kom. Hier moet ons onthou dat heelwat plase onteien gaan word. Ons moet gereed wees om daardie boere in te neem en te help vestig.

4.” Werkgeleentheid. 90% van mensen werk liefst vir 'n baas. Stabiele inkomen. Hoe dit oplos?”

Soos gese bo,  sal daar twee seksies wees nl die wat vir maatskappye en organisasies wil werk asook die wat entreupeneers wil wees. Daar sal genoeg geleenthede vir altwee groepe wees.

5.” Hoe om 'n gediversifieerde economie tot stand te bring. Alles van danstheaterwerk tot rekenmeesters.”

Weereens soos bo, die geleenthede word geskep hiervoor. Baie van hierdie profesionele mense gaan deur wat in SA tans gebeur, gedwing word om te verhuis. Of buiteland toe of Kaapland tussen eie mense.

Ons denke is gefokus asof ons al die kanse het in SA en dat dit so gaan bly vir ons. Eerder moet ons besef SA, soos ons dit ken, is verby. Al keuse wat ons gaan he is oorsee of Kaapland. Ongelukkig is daar baie wat nie kan bekostig om oorsee te gaan nie.

Die kern van alles is, wat wil ons he? Om te sit en kla tot ons tyd kom om alles te verloor of om nou te besef ons moet beweeg.

6.” Hoe trek mens hoogopgeleide SA'ers om terug te keer, of buitelanders om hulle te kom vestig in Kaapland.”

Antwoord: Daar sal nooit baie mense terugkom nie. Daar is wel diegene wie se harte nog steeds hier is. Dit gaan weereens van ons afhang. Indien ons nou inspring, dan sal baie van hierdie mense terug kom. Veiligheid en finansieele welvaart is van uiterste belang vir hierdie mense. Ek is vas oortuig dat ons die vermoe het om Kaapland baie vinnig in ‘n welvarende eerste wereld land te omskep. Dit is in ons gene om te bou, te ontwikkel en te skep. Al wat moet gebeur is, ons moet net besluit en dan sal niks ons kan keer nie

7.” Wat is die taalbeleid? Persoonlijk wil ek ééntalig Nederlands as taal van land & staat & onderwijs. Afrikaans as omgangstaal.”

Antwoord: Dit sal elkeen se eie besluit wees, maar ek glo eerste taal sal Afrikaans en dan tweede taal Engels wees.

8.” Hoe het Kosovo, wat in 2012 onafhankelijkheid hul grense bepaal?”

Antwoord: Ek weet nie. Hier sal ons grense heel anders werk. Koningin Victoria het grond aan die Koi en San mense gegee en ander oop gelos wat toe deur ons boere opgekoop is. Dus sal die eerste stap moet wees om kundiges te betrek tot Noord Kaap om te bepaal waar daardie grens is. Dan onderhandel met daardie groepe vir moontlike grond uitruiling om ‘n gekonsolideerde gebied te he. Elkeen van die verskillende volke.

Van daar is die volgende stap om n Konfederasie saam met hulle te stig. LW ek se Konfederasie en nie Federasie nie. Ek glo ons verstaan die konsep en verskil.

9.” Kan ons kontak maak met andere (suksesvolle) onafhankelijkheidsbewegingen, en van hulle tips & advies kry.. soos Kosovo.”

Antwoord: Niks is onmoontlik nie. In Skrywe 4 het ek gepraat van ‘n beheer liggaam soos deur Internasionale verdrag ooreenkomste as vereiste gestel. Daar sal ‘n Kantoor van Buitelandse Samewerking wees wat sulke sake sal behartig.

Dit is wel baie noodsaaklik dat ons met die buiteland skakel want weereens, deel van Internasionale Konfensies vereiste, moet daar erkenning van lande kom wanneer die tyd kom om af te stig.

Daar is nog baie meer om te se, maar ek hoop hierdie sal wel duidelikheid bring.

Ek sluit af: Ek kan nie hierdie taak alleen doen nie. Ons SAAM moet dit doen. Al wat ek doen is om die leiding te neem, maar ons moet saam besluit of ons wil of nie.

Wat gaan ons vir ons nageslag los?

---

Michiel se voorts:

“Ek woon in Nederland. Die Nederlandse regering investeer groot in "startups". Dit skep werkgeleentheid, heel veel buitenlanders kom na Den Haag & Amsterdam agv die gratis geld & geleenthede hier. Ek kan meer hieroor vertel.”